


# Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika

## *Gemeente Marble Hall*



## *60 Jaar*

## *26 Mei 1944 - 26 Mei 2004*

*"Wil, o Here, in genade*
*voortgaan met U reddingswerk;*
*leer ons ons talente dankbaar*
*U te wy en aan U kerk..."*
*Ges. 487:3*

# Voorwoord

Met groot dankbaarheid kyk die Gemeente Marble Hall terug op 'n pad wat die lewende God met hierdie gemeente gestap het.

Hierdie publikasie handel hoofsaaklik oor die afgelope 10 jaar (1994 - 2004), aangesien die gebeure van die ander 50 jaar reeds in vorige publikasies verskyn het.

Om as gemeente reeds vir 60 jaar 'n sigbare en hoorbare getuie te wees, is 'n baie groot voorreg en genade. Artikels en foto's wat in hierdie gedenkblad verskyn, beskryf hoe die Here self sy Kerk in stand hou deur lidmate wat Hy deur sy Gees bekwaam, gewillig en ywerig maak.

Hierdie blad word opgedra aan almal wat die afgelope 10 jaar meegewerk het aan die instandhouding en opbouing van ons gemeente, wat persone binne en buite ons gemeente insluit.

Ons dank gaan aan die samestellers van hierdie blad, met die byeenbring van inligting tot op datum.

Vir die toekomspad, of die volgende 10 jaar wat voorlê, kan ons mekaar bly aanmoedig met die aanhaling op een van die hoekstene van die gemeente: *"Jesus Christus is gister en vandag dieselfde en tot in ewigheid."*

***Ds. JJC Koekemoer***



# Van die Redaksie

Dit is met groot vreugde en innige dankbaarheid dat ons vir die gemeente met hierdie gedenkblad 'n oorsig bied van die doen en late van die gemeente die afgelope 10 jaar, wat die Allerhoogste uit sy genade aan ons geskenk het. Die historiese oorsig neem ons verder terug na die wordingsjare van die gemeente, omdat hier baie nuwe lidmate die afgelope 10 jaar ingetrek het.

Ons wil elkeen wat foto's en/of berigte ingestuur het, hartlik bedank. Die reaksie was oorweldigend. Weens 'n gebrek aan spasie en 'n beperkte begroting was dit ongelukkig onmoontlik om al die foto's wat ons ontvang het, te plaas. Ook 'n hartlike dankie aan die Ringsvoorsitter, en predikante van die Susterkerke vir hulle groeteboodskappe.

Ons opregte dank aan ds. Koekemoer vir die absolute toewyding en deeglikheid waarmee hy sy taak in die gemeente verrig en aan Wilna wat hom so getrou bystaan. Maar ons grootste dank gaan aan ons Skepper wat hierdie gemeente vir 60 jaar oorvloedig geseën het. Ons toekoms is veilig in sy Hande. ***Gemeente, baie geluk met die mylpaal!***

Redakteur: Frik Bezuidenhoudt    Sekretaresse: Elshia v.d. Walt

Reël van Foto's: Kobus Ehlers

Advertensies en Borge: Kobus Ehlers en Henri Minnaar

Tik en Redigering van Berigte; Bladuitleg en Proeflees: Nellie Minnaar

Proeflees en Bladuitleg: Gert Bronkhorst



*Voor: Nellie Minnaar, Frik Bezuidenhoudt, Elshia v.d. Walt*
*Agter: Henri Minnaar, Kobus Ehlers, (inlas) Gert Bronkhorst*

# Marble Hall - 60 jaar jonk



*Ds. GSC Scheepers - Voorsitter, Ring Middelburg*

Verjaardae van gemeentes is vir daardie gemeente, maar ook vir die kerk in breër verband, 'n feesgeleentheid. Ons vier fees omdat ons dankbaar is vir die voorreg om 'n bepaalde tyd op 'n bepaalde plek in 'n bepaalde gemeenskap kerk te kon wees. Marble Hall het die eer en voorreg om hulle dankbaarheid vir God se gegunde genade oor sestig jaar te vier.

Die Ring van Middelburg deel in die vreugde van die gemeente. Sedert die Algemene Kerkvergadering van Mei 1986, is Marble Hall deel van die Ring van Middelburg. Voor dit was die gemeente ingeskakel by die Ring van Bronkhorstspruit. Soos in die geval van alle geloofswerk, is die bydrae van die gemeente nie meetbaar nie. Wat wel waar is, is dat die gemeente Marble Hall altyd, in alle opsigte, sy plek volledig volgestaan het en 'n prominente plek binne die Ring ingeneem het.

Hy het hom altyd ten doel gestel om binne die etos van die Hervormde Kerk, in gehoorsaamheid aan God, sy roeping met waardigheid te vervul.

Op grond daarvan sal ons die gemeente, sonder vrees vir teëspraak, 'n modelgemeente noem.

Sestig jaar in die lewe van 'n gemeente! Sestig jaar oud of sestig jaar jonk? In die lewe van mense, dalk al oud - in die lewe van die kerk eintlik bloedjonk! Ons wens die gemeente al die positiewe eienskappe van beide ouderdom en jeug toe. Ouderdom: geloofsvolwassenheid, deurwinterde ervaring, geestelike rypheid, gryse wysheid en verantwoordelike geduld. Jeug: kinderlike vertroue op God, geloofswaagmoed, soepel aanpasbaarheid en durf. Mag God die gemeente aan die ander kant bewaar van die negatiewe en verwoestende eienskappe van beide ouderdom en jeugdigheid.

Die Ring van Middelburg dra aan die gemeente gelukwense oor. Ons is saam met u bly en dankbaar vir dit wat verby is. Ons kyk saam met u op na God vir dit wat voorlê. U kan met gemoedsrus die pad vorentoe aanpak. Saam met u glo ons dat die kerk, en so ook elke gemeente, sy bestaan en voortbestaan slegs aan God te danke het. Saam met Paulus bid ons u toe dat God julle die krag sal gee om innerlik sterk te wees, dat Christus in julle harte sal woon en dat julle in die liefde gewortel en gegrondves sal wees.

***Ds. GSC Scheepers***
Voorsitter, Ring van Middelburg

***BELYDENDE JEUG***



*Voor: E. de Beer, C. Smit, Lida Dorfling, T. Riekert, Lezelle Dorfling*
*Agter: C. v. Heerden, J. Smit, S. Barendse, J. Joubert.*

# Groeteboodskap aan die Gemeente Marble Hall



*Ds. Hennie en Annatjie Botha*

Ek groet die Gemeente Marble Hall met groot blydskap by 'n groot mylpaal in u geskiedenis - u sestigste verjaarsdag!

Dit was vir my en my vrou 'n voorreg om vir 14 jaar van ons bedieningstyd van 36 jaar, deel te wees van u lewe. As gesin dra ons ook baie herinnerings met ons saam uit hierdie tydperk. Ons drie kinders is in hierdie tyd getroud en 3 van ons ouers is in hierdie tyd oorlede. In lief en leed het ons u meelewing hoog waardeer.

Gemeente Marble Hall het sy kwota predikante gelewer by name: Proff. Gert Pelser, Lourens Steenkamp, di. Coen de Lange, Pieter Steenkamp, Jan Claassen en Frans Marais. 'n Gemeente se passie en gesonde milieu bepaal gewoonlik so 'n mooi kenmerk om predikante te lewer vir die Kerk van die Here.

Voortreflike werk van my voorgangers het hierdie gemeente opgebou tot 'n hoë frekwensie van kerklike funksionering. Ons eer die bediening van al ons voorgangers. Hulle was di. P.G. van Staden, Dirk du Toit, Daan van Staden, Hans van Staden, Johan Wagenaar, Anton Swanepoel, Sampie Golden en Paul Kern.

U word as ***gemeente*** in breër kerkverband en in u gemeenskap positief waardeer. U het deur die genade van God 'n gemeente geword met 'n eie identiteit en persoonlikheid. U beskik oor 'n hoë graad van volwassenheid. U is 'n gemeente wat u missie begryp en nog altyd uitgeblink het in ywer met die regte klem en balans. U beskik oor 'n bo-normale getal lidmate met 'n groot verskeidenheid van gawes waarmee hulle bereid is om God te dien.

U ***kerkraad*** is deurgaans voltallig. Kerkbesoek, veral van die ouderlinge, was dikwels bo 90%. Die skriba's wat sonderlinge diens gelewer het, was Willie Scheepers, Hannes Coetzee en Rudolph van der Westhuizen. 'n Verskeidenheid van persone het in die administrasie kantoor bygedra tot 'n struktuur wat die koördinasie en werk van die kerkraad en gemeente op 'n hoë vlak laat funksioneer het. Veral Ronél Marais het vir 'n lang tyd kosbare werk gedoen. Die orrelis, Dirksie Bezuidenhoudt en die koster, Martie Bester tel onder die getroues wat nooit teleurgestel het nie.

U presteer met basaarfunksies op 'n baie hoë vlak. My geheue sê dat u naby R300 000,00 gedraai het met u jaarlikse poging. Veral op die vlak van ekumeniese kommunikasie, kategese, evangelisasie en diakonaat, funksioneer u voortreflik. Mag u huidige predikant en sy gesin lank en vrugbaar diensbaar wees in u gemeente.

*Broeders en Susters,*

*Baie dankie dat u glo in Jesus Christus. Dankie vir u ywer in God se Koninkryk. Mag u gespaar wees van geloofsvervlakkings en -verarming. Mag die krag van die verkondiging van Jesus Christus deur die Heilige Gees, u geloof baie vrugte laat dra. Mag u nooit in die prediking iets anders verneem as 'n dringende appél tot bekering nie.*

*Mag die Woord van God u geloof verdiep. Mag dit u uitsig op die groot toekoms van God verbreed. Bid dat God daardie Toekoms van die Ewigheid sal verhaas deur die Wederkoms van Sy Seun. Want die toekoms* ***IS WAAR*** *die gemeente van die Here eintlik wil wees.*

***Ds. Hennie Botha***

# Groeteboodskap aan die Nederduitsch Hervormde Kerk Marble Hall

## Van die NG Kerk Marble Hall

Wanneer 'n gemeente die voorreg het om fees te vier oor sestig jaar van die HERE se genade en versorging, kom die woorde amper spontaan by 'n mens op:

*"Op vaste fondamente het God Sy kerk gebou..."*

En hierdie woorde herinner ons dan ook juis daaraan dat hierdie besondere mylpaal in u gemeente in die eerste plek 'n getuienis is van God se onlosmaaklike verbintenis en trou aan Sy kerk. Dit herinner ons ook aan die voorreg wat daar aan gelowiges gebied word om steeds na soveel jare as gemeente hulle roeping - om die goeie nuus van verlossing en genade - te vervul in 'n wêreld wat die nuus al nodiger het. Maar dit herinner ons ook aan die voorreg wat gelowiges het, om steeds as geloofsgemeenskap saam 'n verbintenis te hê waar daar aanbidding, liefde en sorg gedeel mag word.

Binne hierdie ruimte van genade, sorg en getuienis, het u gemeente deur die afgelope sestig jaar binne die gemeenskap van Marble Hall, 'n blywende plek verwerf en leef u 'n besondere getuenis van God se sorg in ons gemeenskap uit.

My gebed vir u is dat u ook deur die jare wat kom steeds kan vashou aan die belofte dat God steeds Sy kerk, ook deur u gemeente, in stand sal hou en dat u getuienis van die afgelope sestig jaar die fondament sal wees vir u getuienis in die toekoms.

Namens die kerkraad en gemeente van die **NG Kerk Marble Hall,** wil ons u verseker van ons vreugde saam met u en mag die genade van ons Here Jesus, die liefde van God ons Vader en die teenwoordigheid van die Heilige Gees, deurgaans met u op hierdie weg wees.

Groete in Christus

***Anton Bester (VDM)***
***NG Kerk Marble Hall***

*"Omdat jy die Here as skuilplek geneem het...*
*sal geen onheil jou tref en geen plaag*
*naby jou woonplek kom nie."*
*(Psalm 91: 9,10)*

# Boodskap van Geluk- en Seënwense

## Van die AP Kerk van Marble Hall

Graag wil ons namens die AP Kerk, Marble Hall en my huis die Nederduitsch Hervormde Kerk Marble Hall met die mylpaal van 60-jaar se bestaan gelukwens.

Sestig jaar is 'n uitdrukking van tyd. Tyd is in sy wese veranderlik! Tyd ontsluit gebeurlikhede en belewenisse! Tyd is die storie van die werklikheid! Tyd verhaal seer en lekker! Tyd bou met die stene van die onveranderlike verlede, die uitdagende hede en die hoopgewende toekoms!

Tyd verwissel die oue met die nuwe! Tyd skryf die geskiedenis van God Drie-enig se Genade en Sy heilsgeskiedenis met die sondige mens! Tyd stol in die ewigheid! Tyd is Godgegewe! Mag die heuglike vieringe van die Godgegewe tyd van die afgelope 60 jaar vir die Nederduitsch Hervormde Kerk Marble Hall 'n Ebenhaéser tot-hiertoe-het-God-ons-gehelp-ondervinding, -gebeurtenis en -belewenis wees.

Met u tye in sy Hand bid ons u 'n verkwikkende en Godsnabye toekoms toe. Baie geluk! God Sy met u!

***Ds. MG Müller (V.D.M.)***



*Tannie Lowina en Oom Jan Nel*
*Het baie jare met hart en siel in diens van die Gemeente gestaan.*

# Groeteboodskap

## Van die Gereformeerde Kerk Marble Hall

'n Herdenking is by uitstek 'n besinningsoomblik. In u bestaan as gemeente sal besinning u by dankbaarheid, verwagting en gerigtheid bring.

'n Gemeente kan nie anders as dankbaar wees nie. Gemeente wees is begenadig wees. God se uitverkiesende liefde is die rede vir die koms van Christus en die saad waaruit die kerk groei. U herdenking laat die glans van dié genade skitter. U bestaan is in die eerste plek getuienis van die reddende genade van God.

Hierdie genade word natuurlik ontplooi in talryke seëninge. So geniet u die seën van die Woordverkondiging, die bediening van die ampte en stoflike versorging uit die hand van die Here. Daar is baie om voor dankbaar te wees!

'n Gemeente kan ook nie anders as om in verwagting te leef nie. Wie het 'n salige toekoms, anders as die gemeente van Christus? Die wêreld skep talle verwagtings - 'n geskiedenis vol verwagtings - wat leegloop in herinneringe van mislukking en teleurstelling. Met die kerk is dit anders. In Christus is die toekoms van die gelowige vas en seker. Die volkome heerlikheid is die erfdeel wat vir die uitverkorenes in Christus in die hemel bewaar word. Hieroor het die gelowiges die troos van 'n dubbele aksie van God. Die erfdeel word vir die erfgename bewaar en die erfgename vir die erfdeel. (1 Petrus 1: 4 en 5)

Só beskou hou dié verwagting vir die gemeente die troos van bestaan onder God se troue bewaring in. Die duiwel met sy bose magte en pogings kan die gemeente bedreig, maar nie oorweldig nie. U herdenking weerkaats die straal van die seker toekoms van die kerk.

Dankbaar vir die genade en met die blye verwagting van 'n salige toekoms kan 'n gemeente nie sonder gerigtheid wees nie. Die gemeente moet God dien. Dien uit dank vir sy genade. Dien in die sekerheid van die saligheid. Hierin lê die kuns van kerk wees: Geanker in die reddende genade van God, verseker van die salige toekoms in Christus, opweg gehoorsaam aan Gods Woord. U herdenking laat u gerigtheid in die kollig val.

Mag die Here u in sy genade dra en u deur sy Gees en Woord voortstuur tot sy eer. Mag u vreugde vind in die dien van die Here. Mag u sy seën geniet.

***Ds. Petrus van Nieuwenhuizen***

Gereformeerde Kerk, Marble Hall

# Groeteboodskap

*"God, die groot Vrygewige,*
*hou sy Hand op die draai van die rat,*
*en sy Oog op die verste draai van die pad."*
*CJ Langenhoven*

Wanneer 'n mylpaal in die lewe bereik word, is dit gepas om terug te kyk op die pad wat gelei het tot die verwesenliking van so 'n doelwit. Vanjaar is dit weer so 'n tyd om stil te staan by die geskiedenis van die ontstaan van die Gemeente Marble Hall- 'n Gemeente wat deur talle persone help vorm is en waarvan ek die voorreg gehad het om deel van te wees.

Dit is vir my 'n besondere eer om namens die seuns van hierdie gemeente 'n groeteboodskap oor te dra. Wanneer die realiteite van die wêreld in die gesig gestaar word, besef 'n mens eers werklik watter bepalende rol die gemeentes van ons kerk in die opvoeding van kinders en jongmense speel. Hierdie verantwoordelikheid is by uitstek deur die Gemeente Marble Hall aangepak en erns van gemaak. Ek glo dat ek namens al die kinders van die gemeente praat wanneer ek sê dat die regte fondament, naamlik Jesus Christus, as grondslag in ons lewens gevestig is deur die dienswerk en voorbeeld van die lidmate van hierdie gemeente.

Dit is met opregte dank aan ons Hemelse Vader dat Hy Gemeente Marble Hall as instrument gebruik het en steeds gebruik om gelowige kinders toe te rus vir hulle dienswerk in 'n wêreld wat dit so nodig het.

Met die wete dat God sy Hand op die draai van die ratte van Gemeente Marble Hall en sy Oog op die verste draai in die toekoms hou, wens ons u gemeente sterkte toe in die vervulling van die Godgegewe opdrag aan u opgelê.

Groete en sterkte,
namens die seuns van
die Gemeente Marble Hall.

***Ds. Frans Marais***



# Historiese Oorsig

## 'n Dorp ontstaan -

Die ontstaan van ons gemeente is te danke aan die diepgelowige pioniers wat hierdie geweste getem het te midde van groot gevare. In die vroegste jare het slegs jaggeselsskappe dit noord van Pretoria gewaag weens die wesenlike gevaar van malaria. Op die lang duur kon die koorssiekte en ander gevare nie die geharde en stoere Boere afskrik nie en is begin om die Bosveld te tem.

In 1896 het die ou Zuid-Afrikaansche Republiek hier plase laat uitmeet deur 'n landmeter. Om Marble Hall is die plase so opgemeet dat dit aan riviere grens. 'n Groot stuk grond, waar Marble Hall-dorp tans geleë is, het uitgeval en het dus "goewermentsgrond" gebly.

In Maart 1917 het oom Stoffel en tant Maria Visagie met 'n donkiewa vanaf Pretoria op 'n jagtog Bosveld toe vertrek. Hier tref 'n ramp hulle toe die jongste seuntjie sterf. 'n Tafel is uitmekaar gemaak om 'n kissie van te maak. In die vreemde eensaamheid moes die ouers hulle kindjie begrawe. Op Scherp Arabie aangekom het die pragtige wit klippe tant Maria opgeval en sy het dadelik aan die eensame graffie gedink. Sy het van die klippe op die wa laat laai en terug in Pretoria dit vir die grafsteenmaker mnr. Tom Taylor gewys. Hy het die dadelik as marmer herken.

Oom Stoffel en twee ander persone het dadelik afgesit om kleims af te pen. Mettertyd het die klein private maatskappye begin om marmer te ontgin, nie altyd so suksesvol nie. Aanvanklik was hier geen behuising nie en tant Maria het herberg en losies verskaf. Die eerste Sondagskool is ook in haar huis gehou en sy was een van die stigterslede van die NHSV.

## 'n Tabakskuur, die eerste aanbiddingsplek -

Aangesien nie al die Bosvelders oor sterk spanne osse beskik het om die afstand Bronkhorstspruit - die naaste gemeente - af te lê nie, het ds. CH Rautenbach (latere professor en rektor aan die Universiteit van Pretoria), drie maal per jaar hierheen gekom om Nagmaal te bedien op Wolwekraal. Die eredienste is gehou in die tabakskuur van oom PC Oosthuizen, 'n diaken van Bronkhorstpruit-gemeente.

Na Prof. Rautenbach het dr. ES Mulder (later professor in Ou Testamentiese Wetenskap) predikant geword op Bronkhorstspruit. Vanweë die groot afstand het die gedagte begin posvat om 'n eie gemeente te stig. Die Gemeente Van der Hoff op Groblersdal het toe alreeds afgestig van Middelburg af. Hulle wou graag hê dat die wyke van Bronkhorstspruit: Wolwekraal en Marble Hall by hulle moet aansluit, maar daarvan wou die twee wyke nie hoor nie.

# Historiese Oorsig

## *Stigting van ons Gemeente -*

Na die totstandkoming van die Loskopskema en die plasing van perseelbewoners, het die getal lidmate gegroei. Op Kamp F het 'n hele paar Hervormers ingetrek. Ongeveer 130 lidmate het 'n naamlys onderteken om af te stig van Bronkhorstpruit.
Die ***stigtingsvergadering*** het plaasgevind op Vrydag 26 Mei 1944 om 19:00. Teenwoordig was die Ringskommissie bestaande uit:
Ds. S. Vermooten (voorsitter) Ds. FJZ Booysen (skriba)
Oudl. JJ Prinsloo Oudl. HP Van Nieuwenhuizen.
Verder was daar ds. PJ Booysen van Middelburg, verskeie kerkraadslede van Van der Hoff en mnr. Harm Oost, LV en lidmaat van die Ned. Hervormde gemeente Pretoria-Oos. Sowat 60 lidmate het die vergadering bygewoon. Die voorsitter het gelees uit Ps. 46 en laat sing uit Ps. 68: 10, waarna hy voorgegaan het in gebed.

Daarna is die gemeente formeel afgestig. Die grenslyne van die gemeente sou dieselfde wees as dié soos gereël tussen Bronkhorstspruit en die aangrensende gemeentes. As konsulente is benoem, eerste **Ds. S. Vermooten** en tweede **Ds. SE Young**. Daar is besluit om die gemeente in drie wyke te verdeel en die volgende broers is gekies as kerkraadslede:
***Ouderlinge:***
Brs. PT van Staden, JAN Schoeman en NMJ van Rensburg.
***Diakens:***
Brs. SNM Reynders, PC Oosthuizen en HA Oosthuizen

## *Ons Eerste Kerkgebou -*

Op die eerste kerkraadsvergadering, gehou op 27 Mei 1944 aan huis van oudl. PT van Staden, is NMJ van Rensburg gekies as skriba en PT van Staden as kassier. Aan laasgenoemde twee persone is dit opgedra om saam met mnr. Harm Oost by die minister aanvraag te doen vir kerkgrond. Mnr. Oost berig dat die direkteure van Marble Lime and Associated Industries al die kalk vir die bou van die kerk gratis sal verskaf. Die gemeente Springs bied sy ou preekstoel gratis aan die gemeente aan, maar dit kon nog nie aanvaar word nie, omdat daar nog geen eie kerkgebou was nie.

Die aankoop van erwe om 'n kerkgebou op te rig is egter vertraag omdat die dorp nog nie geproklameer was nie. Uiteindelik is erwe no. 52, 53 & 56 verkry teen £15.0.0. Aangesien die Tweede Wêreldoorlog nog aan die gang was, moes ook om 'n boupermit aansoek gedoen word by die Kontroleur. Na 'n lang stryd om 'n boupermit te verkry, is die gemeente op 10 November 1945 tydens 'n gemeentevergadering meegedeel dat 'n permit toegestaan is.

# *Ons Eerste Kerkgebou*



## *In Kombinasie met Van der Hoff -*

Intussen het die gemeente in kombinasie gegaan met Van der Hoff. Op 15 November 1947 is **Ds. PG van Staden**, op 'n gekombineerde kerkraadsvergadering tussen Van der Hoff en Marble Hall, beroep as predikant. Hy is in Januarie 1948 bevestig in die nuwe kerkgebou. Die totale boukoste aan die kerkgebou was £2 096 03s 10d. Met vurige ywer het die gemeente onder leiding van broer Kota van der Westhuizen, gewoeker om die kerkskuld te delg en in November 1948 was die skuld volkome betaal. Dadelik het die lidmate begin om geld in te samel vir 'n pastorie. Die boere het een morg koring se opbrengs gegee en die salaristrekkers een dag per maand se salaris.

## *'n NHSV - Tak word gestig -*

Op 26 April 1947 is 'n tak van die NHSV deur mev. Grobler van die Van der Hoff gemeente gestig. Aangesien die gemeente nog nie 'n eie predikantspaar gehad het nie, is as voorsitter gekies mev. Nellie Oosthuizen, as sekretaresse mev. Tienie Grobler en as tesourier mev. Lettie Oosthuizen. Altesaam 15 lede het met die stigtingsvergadering aangesluit.

## *Ons Eerste Predikantspaar -*

In 1953 ontvang die gemeente sy eerste predikant, nadat die kombinasie met Van der Hoff verbreek is, in die persone van ds. en mev. **DJAG du Toit**. Vir die gemeente was dit 'n besondere gebeurtenis en voorreg om sy eie predikant te hê. Gou het dit geblyk dat die kerkgebou te klein geword het en die gedagte aan 'n groter kerkgebou het ontstaan. In Februarie 1957 het ds. Du Toit en sy gade die gemeente verlaat.

## *'n Pragtige Kerkgebou - met toring en al - word die Gemeente se trots -*

In 1957 het **ds. en mev. DJ van Staden** die volgende predikantspaar geword. Tydens hulle dienstydperk is nuwe erwe wes van die dorp, tussen die skool en die teerpad na Potgietersrus aangekoop, waar die nuwe kerkgebou soos ons dit vandag ken, opgerig is. Op 11 Augustus 1963 tydens die Nagmaalviering is hierdie pragtige kerkgebou van ons ingewy. Na 'n vrugbare dienstydperk van 11 jaar is in Julie 1968 afskeid geneem van ds. en mev. Daan van Staden.

Op Sondag 20 April 1969 lewer **ds. JL van Staden**, die nuwe predikant, sy intreepreek. Tydens sy dienstydperk besluit die gemeente om voortaan geldelike hulp in die vorm van 'n beurs te verleen aan teologiese studente uit die gemeente op voorwaarde dat so 'n student vir minstens tien jaar in die Hervormde Kerk diens sal doen.

In hierdie tyd word daar ook besluit dat terwyl die dorpsraad nuwe erwe uitmeet, twee erwe aangekoop sou word vir die bou van 'n nuwe pastorie, aangesien die ou pastorie se instandhoudingskoste te hoog geword het. Voor die finale beplanning van die pastorie egter afgehandel is, verlaat ds. JL van Staden ons gemeente om sy werk in Potgietersrus voort te sit.

## *'n Nuwe Pastorie word gebou -*

In April 1972 word **ds. JPJ Wagenaar** en sy gesin ontvang. Die nuwe pastorie was nog nie voltooi nie en voorlopig het die Wagenaargesin by ouderling Kota en Tant Tiekie v.d. Westhuizen ingewoon. Die ou kerksaal (eerste kerkgebou) is verkoop vir R5 1000,00 en die nuwe pastorie se finale koste by voltooing, het R43 000,00 beloop.

Die bou van 'n kerksaal het nou dringend noodsaaklik geword en aandag is daaraan gegee. Intussen is die kerkgebou opgeknap en skoongemaak. Die verkoelingstelsel is heeltemal verwyder en vervang met hortjiesvensters. (Later - in ds. Hennie Botha se tyd - is 'n "verbeterde" verkoelingstelsel weer teruggeplaas, maar die gemeente sweet nog maar lekker!) Ds. Wagenaar het baie aandag aan die jeug en die kategese gegee. Die pastoriepaar het ook leiding in die gemeenskap geneem en was besonder geliefd in die gemeente. Met hartseer is in Februarie 1976 van hulle afskeid geneem.

Na 'n kort vakantskap word **ds. en mev. AM Swanepoel** in Junie 1976 ontvang as herderspaar. Van meet af geniet die beplanning van die saal aandag. Daar word besluit om 'n gebou op te rig wat sal dien as ruimte vir addisionele kategeseklasse, onthaalruimte tydens ringsvergaderings en begrafnisse, kerkbasaars en soortgelyke geleenthede.

In hierdie tyd is daar met groot entoesiasme 'n begin gemaak met die beplanning vir 'n Rusoord vir bejaardes op Marble Hall. 'n Nutsmaatskappy is gestig met ds. Swanepoel as voorsitter van die komitee. In November 1978 neem ds. Swanepoel egter 'n beroep aan na Wonderboompoort en die bou van die kerksaal word uitgestel.

## *Die Kerksaal word ingewy -*

In Februarie 1979 word **ds. SGA Golden** en sy gesin, wat pas van studieverlof uit Holland teruggekeer het, hier ontvang. Die bou van die kerksaal het dadelik in aanvang geneem en op 24 Mei 1980 is die saal onder blyke van groot belangstelling ingewy. Ds. Golden verlaat die bediening in Oktober 1980 toe hy homself beskikbaar stel as kandidaat vir die verkiesing van 'n lid vir die Volksraad.

## *Ons kry 'n eie Gemeenteblad en weer 'n nuwe Pastorie -*

**Ds. en mev. Kern** is op 3 Mei 1981 in ons gemeente ontvang. Van meet af was dit duidelik dat die jong pastoriepaar die leisels stewig gaan vasvat. In die gemeente en die hele gemeenskap het hulle diep spore getrap en was oral geliefd. Ds. Kern het baie beroepe tydens sy dienstydperk hier ontvang, maar die gemeente was gelukkig om hulle dienste vir etlike jare te behou. Ds. Kern het ook die behoefte na 'n eie gemeenteblad raakgesien en in Mei 1982 het die eerste Nuusbrief verskyn en daarna voor elke Nagmaalviering. Ds. Kern het was ook 'n deskundige op die gebied van basaarhou. Die wonderlikste basaars, wat selfs landwyd aandag getrek het, is in hierdie tyd gehou. Seker die bekendste en aangenaamste basaar was die een met die baardkompetisie as tema.

Die groei in lidmatetal het die gemeente laat dink aan 'n tweede predikant. Daarom is daar begin met die aanbou van 'n tweede pastorie. Ongelukkig het die groei in lidmate weer skerp afgeneem en is afgesien van 'n tweede leraar. Die ou pastorie in Roetslaan is dus verkoop. Mev. Kern het ook die behoefte raakgesien van susters wat graag NHSV-vergaderings wil bywoon, maar weens werkverpligtinge bedags dit nie kon doen nie. So is 'n aandafdeling van die NHSV gestig. Hierdie ywerige pastoriepaar het die gemeente in 1986 verlaat om hulle dienswerk in Groot Marico te gaan voortsit.

## *Die Konferensiekamer en Kategeseklasse word 'n Werklikheid -*

**Ds. en mev. Hennie Botha** het dieselfde jaar die beroep hierheen aanvaar en dadelik aan die werk gespring. Die behoefte aan kategeseklasse en konferensiekamer was groot en daar is dadelik met die beplanning daarvan begin. Op 13 Mei 1990 is hierdie nuttige kompleks ingewy.



*Kategeseklasse in Aanbou*

Die beplanning van die Rusoord was ook in 'n finale stadium en ons gemeente se aandeel in die oprigting daarvan was baie groot. Op 7 November 1991 is hierdie tuiste vir bejaardes ingewy met die leuse: "Wees Barmhartig." So is voorsien in 'n lank gekoesterde ideaal om vir ons plaaslike bejaardes 'n heenkome te bied, sodat hulle nie die bekende omgewing hoef te verlaat om hulle goue jare elders in die vreemde deur te bring nie.

Op 24 Augustus 1995 is daar op 'n kerkraadsvergadering besluit dat daar voortaan kelkies gebruik sal word tydens Nagmaalvierings. Op 12 Mei 1999 is daar besluit om die ou "wet walls", waarmee die kerkgebou oorspronklik beplan is weer te installeer. Soos reeds genoem was dit egter nie suksesvol nie. Die geraas waarmee die verkoeling gepaard gaan, is so steurend gedurende die erediens dat dit nie gebruik kan word nie.

## *'n Omheining word Beplan -*

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering gehou op 10 Oktober 1999, is daar besluit om 'n stewige omheining om die kerkterrein op te rig, sodra genoeg fondse ingesamel is. Op 10 Augustus 2000 is finaal besluit dat 'n staalpalissade wat op steenwerk rus, opgerig sal word. Uiteindelik is hierdie besluit eers in 2003 ten uitvoer gebring.

Mev. Botha het op baie bestuurskomitees van ons kerk gedien en haar rype ervaring met ons susters gedeel. Die gemeente was bevoorreg om die dienste van hierdie egpaar met hulle deurleefde ondervinding in kerksake vir soveel jare te kon behou. In Januarie 2001 het Ds. Botha sy emeritaat aanvaar. Ons wens hulle die Here se seën toe op hulle pad vorentoe. Mag hulle die rustige lewe geniet na 'n vol lewe in diens van God en Sy kerk.



*Pastoriegesin: MJ, Wilna, Ds. Johan en Anina Koekemoer*

Op 27 Mei 2001 is **ds. JJC Koekemoer** beroep en tot groot vreugde van die gemeente het hy die beroep aanvaar. Kort voor sy ontvangs is foute aan die pastorie herstel.

Op 2 September 2001 is ds. Johan en Wilna Koekemoer en hul kinders, MJ en Anina ontvang. Dit is lekker om weer kinderstemme in die pastorie te hoor! Weereens is die gemeente geseën met 'n egpaar wat alles veil het vir hulle taak. Hierdie predikantspaar is musiekliefhebbers en ds. Johan stel 'n pragtige voorbeeld deur met sy sterk stem te lei vanaf die kansel tydens gemeentesang. Dit was ook sy taak om die nuwe Liedboek, met sy baie onbekende liedere, aan ons bekend te stel.

Ds. Johan het dadelik begin met 'n afkondigingsblaadjie waarop ook die week se verjaardae en Huisgodsdiens voorkom. Weeklikse Bybelstudie is met nuwe ywer aangepak en 'n nuutjie is ingevoer met die jaarlikse revue- en toneelopvoerings waaraan jonk en oud met entoesiasme deelneem. Met die jaarlikse Artes toekennings word aan lidmate se talente en karaktereienskappe erkenning gegee en in sommige gevalle ontbloot!

Mev. Koekemoer se estetiese gevoel het ook veroorsaak dat sy die inspirasie was dat daar opnuut aandag gegee is aan 'n mooi tuin op die kerkterrein, wat nou in 'n gevorderde stadium is.

Op 'n kerkraadsvergadering gehou op 8 November 2001, is besluit dat Vrydae 'n gesinsdag vir die pastoriegesin is, maar krisissituasies sal steeds hanteer sal word. Besluit is ook geneem dat Diensordes voor die erediens gereeld gewissel sal word.

# 'n Pragtige Tuin word uitgelê -

Synde dat die kerkterrein langs die hooftoegang tot die dorp lê, is daar op 15 Mei 2003 se kerkraadsvergadering besluit, dat die Stadsraad versoek sal word om waterpunte op hulle koste te voorsien vir die tuine op die hoek van die terrein. Die tuin sal deur die gemeente uitgelê en versorg word.

Teologiese student **Frans Marais**, 'n kind van hierdie gemeente, het sy prakties hier gedoen vanaf November 2003 tot Januarie 2004. Hy is sommer dadelik by die diepkant ingegooi en moes kort na mekaar 'n paar roudienste waarneem. Hy het hom egter goed van sy taak gekwyt en die gemeente is trots op hom. Kort na sy proeftyd het hy 'n beroep aanvaar na ons buurgemeente, Roedtan. Ons wens hom God se seën toe op sy bedienngswerk.

'n Ramp het die gemeente getref toe ons pastorie afgebrand het, nadat dit deur die weerlig getref is. Ons dank ons hemelse Vader dat die pastoriegesin nie tuis was nie. Tans woon hulle in 'n perseelhuis totdat die pastorie herstel is. Hulle bly egter so lekker op die "plaas" dat die pastorie dalk gaan leegstaan!

Die gemeente Marble Hall is bo verdienste geseën in sy bestaanstyd van 60 jaar. Deur die jare het die Here mildelik voorsien en was daar altyd gewillige lidmate wat die gemeente in stand gehou het. Ons begin was klein en nederig, maar het op stewige fondamente gerus. God se genade het ons laat groei en bloei - van 'n tabakskuur as aanbiddingsplek tot 'n kerkgebou en -terrein wat die trots van ons lidmate is. Mag die hand van die Here ook vir die volgende 60 jaar op ons rus. As ons en ons nageslag egter getrou in sy wingerd werk, sal Christus self sy Kerk in stand hou.

***Nellie Minnaar***

Bronne: Notules van Kerkraadsvergaderings en vorige Gedenkblaaie.



# Ouderlinge - 1994-2004

Deur die groot genade van die Here kan ons met dankbaarheid vanjaar ons 60ste verjaardag vier. Dit is ook met dankbaarheid dat die kerkraad, en in die besonder die ouderlinge, kan terugkyk na hulle voorgangers, want dit is op hulle goeie werk dat die ouderlinge vandag kan voortbou.

Baie water het onder die brug deurgevloei sedert die ontstaan van ons gemeente. Met die seën van die Allerhoogste gaan die gemeente steeds van krag tot krag en daarmee saam ook die ampte. Op die oomblik is al die ouderlingposte in die kerkraad gevul, hoewel Johan Kloppers reeds 'n geruime tyd gelede bedank het, maar steeds die pos met groot onderskeiding vul tot tyd en wyl iemand anders by hom kan oorneem.

Nico Smit, Kobus Risseeuw, Peet van Nieuwenhuizen, Danie Brits en Lammie Ueckermann dien reeds baie jare as ouderlinge, sonder enige onderbreking.

Die afgelope tien jaar het die gemeente ook afskeid geneem van ds. en mev. Hennie Botha en 'n nuwe predikantspaar ontvang in die persone van ds. en mev. Johan Koekemoer. In die tyd wat die gemeente herderloos was, het die kerkraad, danksy die bekwame opleiding van ds. Botha, getrou voortgegaan met hulle werksaamhede.

In hierdie tien jaar periode, is die ouderlingevergadering gelei deur voorsitters Kobus Ras, Kobus Ehlers en Lammie Ueckermann. Die kommissies van die ouderlingevergadering (Pastoraat en Presbiteraat, Erediens en Ekumene en Apostolaat) is volledig beman en die hoë vlak van werkverrigtinge van hierdie kommissies blyk duidelik uit die rigtinggewende voorstelle wat aan die ouderlingevergadering voorgelê word.

Dit dien vermeld te word dat daar ook twee vroue as ouderlinge dien, nl. Engela Clarke en Kotie Erasmus.

Die primêre funksie van die ouderlinge, nl. om die Woord uit te dra en die daaropvolgende toesig en opsig oor die geestelike lewe van die gemeentelede, word voorop gestel. Op 'n gereelde basis word terugvoering gegee aan die ouderlingevergadering en, indien nodig, ook aan die kerkraadsvergadering. Met die klemverskuiwing in die vergaderings die afgelope tien jaar, het die ouderlinge- en diakensvergaderings, die meerdere vergaderings geword. Daarom word die werksaamhede van hierdie vergaderings op hoë vlak gehou.

Een van die gemeenteseuns, Frans Marais, het sy praktiese werk aan die einde van 2003 in ons gemeente gedoen en is nou predikant in ons buurgemeente, Roedtan. Ons is trots op sy prestasie en wens hom net die beste in sy bedieningswerk toe.

Die gemeente is dankbaar vir die uitsonderlike gehalte van die prediking van ds. Koekemoer. Kinders, sowel as volwassenes, kan hieruit hulle geestelike lewe voed en groei in die geloof. Kwartaalliks hou ds. Johan ook 'n kinderdiens, spesifiek ingestel op die jeug. Hierdie preke word baie goed ontvang.

Die gemeente speel steeds 'n belangrike rol in die bediening, hulp en leiding aan ons naburige sendinggemeentes. By Leeuwfontein verleen die gemeente ook hulp in die vorm van die instandhouding van hulle fasiliteite. Onlangs is daar in die Konteks melding gemaak hiervan en van Wim Engelbrecht se insette in die besonder. Hierdie pogings het daartoe gelei dat die Ring van Middelburg ook nou by die aksies betrokke geraak het.

Die ouderlingevergadering skenk op die oomblik aandag aan die bywoningsyfer van eredienste, wat tans nie na wense is nie. Ds. Koekemoer bied op 'n gereelde basis toerustingkursusse aan vir die ouderlinge. Om probleme doeltreffender te identifiseer is begin met 'n lêerstelsel waarop elke ouderling kontrole uitoefen oor gesinne in sy/haar wyk. Talle leemtes is op hierdie wyse reeds geïdentifiseer waaraan aandag gegee word.

Die gemeente het in die onlangse verlede die trauma beleef van die pastorie wat afgebrand het. Die doeltreffendheid waarmee die ouderlinge funksioneer het duidelik geblyk toe verskeie reëlings onder leiding van die skriba, Kobus Ehlers getref is en werksaamhede sonder onderbreking kon voortgaan.

Dit is met leedwese wat ons in hierdie tien jaar twee staatmaker ouderlinge aan die dood afgestaan het, nl. Manie Lemmer en Hendrik van der Westhuizen. Ons eer hulle nagedagtenis en is dankbaar vir die bydrae wat hulle hier gelewer het. Op 'n ligter trant moet gemeld word dat die ouderlingevergadering, met Wim Engelbrecht aan die spits, ook die inisiatief was agter die oprigting van die doeltreffende omheining om die kerkterrein. Voorwaar 'n reuse verbetering!

Alle eer aan die Skepper wat sy Hand voortdurend oor ons gehou het gedurende die afgelope tien jaar in Sy diens.

***Lammie Ueckermann***
Voorsitter: Ouderlingevergadering.



***Kerkraad:***

*Voor: K. Ehlers, H. Alberts, H. v. Wyk, P. v. Nieuwenhuizen, W. Engelbrecht, Ds. J. Koekemoer, B. Pelser, G. Pretorius, E. Clarke, N. Smit, F. Bezuidenhoudt, B. Dorfling.*

*2de Ry: P. Engelbrecht, J. Stevenson, J. Erasmus, A. Grundlingh, Boer Botha, Ben Botha, K. Risseeuw, C. Schlesinger, H. Minnaar, D. Ras.*

*3de Ry: H. Oosthuizen, C. v. Heerden, G. Pretorius, S. Pretorius, E. Mynhardt, E. Jardin, M. Pretorius, L. Dorfling, B. v. Wyk. D. Joubert, L. Gouws.*

*4de Ry: E. v. Heerden, W. Prinsloo, R. Prinsloo, H. Engelbrecht, G. Risseeuw, W. Bronkhorst, B. Pieterse, J. Risseeuw.*

# Diakens

Die gedugte span diakens van die Hervormde Gemeente Marble Hall voel elkeen dat dit sy/haar Christelike plig is om barmhartigheid teenoor mede-gemeentelede en die gemeenskap te bewys.

In dié gemeente is diakens nie slegs daar om elke maand offergawes in te samel nie, maar ook en veral om die oë en ore van die kerk te wees en om na die welstand van die gemeentelede om te sien. Deur dit te doen, kan liefdesgawes vir barmhartigheidsdiens aangewend word waar dit die nodigste is.

Die diakens werk nou saam met die Diakonale Dienskomitee (DDK) om so goed as moontlik op die verskillende terreine van die diensgroepe hulp te verleen waar nodig. Die diensgroepe doen ook op elke diakensvergadering verslag van hul vordering en werksaamhede.

Die diakens is ook betrokke by ander gemeentelike aksies en reël self fondsinsamelings geleenthede soos die jaarlikse diakensete wat elke jaar van krag tot krag gaan en goed ondersteun word deur die res van die gemeente.

Weens die verswakte ekonomiese toestande word die vraag na hulp al hoe groter en moet daar gereeld nuwe planne beraam word om bystand te verleen. Veral die toestande by die Rusoord word goed gemonitor en daadwerklike pogings aangewend om aan die bejaardes hulp te verleen.

Die gemeente bestaan uit 27 wyke waarby die diakens betrokke is. Diakens word ook gereeld deur kursusse toegerus om hulle in staat te stel om hul barmhartigheidsdiens in die gemeente na die beste van hul vermoë te verrig.

Op ringsvlak het die gemeente se diakens hulle ook onderskei deur uit hul geledere voorsitters vir hierdie vergadering op te lewer, soos Gerhard Risseeuw en Johan Lindeque. Voorwaar iets om op trots te wees!

Die diakenskorps van Gemeente Marble Hall is diep dankbaar teenoor die Goeie Gewer vir Sy leiding, krag en bystand, waarsonder ons nie hierdie werk in diens van Sy kerk sou kon lewer nie.

***Boer Botha***

---

# Skriba

## *1996-2003 - 'n Tyd van Eerstes.*

Gedurende hierdie tydperk ervaar die Hervormde Kerk, en die gemeente in die besonder, baie eerstes. Dit is 'n tydperk waarin die kerk dinamies groei en verander. Die belangrikste is sekerlik die besluit dat die kerkwet, soos almal dit vroeër geken het, herskryf is en vervang is deur die kerkorde. In die proses word daar wegbeweeg van die beginsel dat die kerk "wetlik" beheer word en verkies die kerk eerder om 'n orde daar te stel om die instandhouding van die liggaam van die kerk in te stel en te handhaaf.

Die aanvaarding van die kerkorde op 'n buitengewone sitting van die 64 ste Algemene Kerkvergadering in 1997, bring 'n nuwe dinamika in die instandhouding van die liggaam van die kerk. Die grootste verandering is sekerlik die feit dat die kerkraad hom slegs bepaal tot die administratiewe en finansiële sy van gemeentelike administrasie. Die ouderlingevergadering neem verantwoordelikheid om die gemeente te versorg, beskerm, regeer en te lei, terwyl die diakensvergadering verantwoordelikheid neem om dienswerk van barmhartigheid in die gemeente te lei. Hoewel die ouderlingevergadering toesig hou oor die vergaderings in die kerk, aanvaar elke ampsvergadering nou volle verantwoordelikheid vir sy ampswerk en is die ampte gelyk. Hierdie verantwoordelikheid geld nie net op gemeentevlak nie, maar ook op rings- en sinodalevlak.

Op tegnologiese gebied is die grootste "eerste" sekerlik die kerk se eie webblad; www.nhk.co.za. Vir die eerste keer is ons kerk wêreldwyd bereikbaar vir enige persoon wat die behoefte daartoe het. Vir die eerste keer kan Hervormde lidmate, waar hulle hul ook al in die wêreld bevind, kontak hou met die kerk, preke bekom en op hoogte bly met kerknuus.

'n Nuwe liedboek word in 2001 amptelik in gebruik geneem, 23 jaar na die vorige herberyming van die psalms en gesange. Wat die Liedboek van die Kerk, bestaande uit 452 liedere, so besonders maak, is die feit dat al die reformatoriese kerke in Suid-Afrika meegewerk het aan die boek. Vir die eerste keer nadat Totius die psalms berym het, het prof. TT Cloete al 150 omgedig in moderne Afrikaans. By enkele psalms is twee beryming goedgekeur. Die gewyde lied is 'n brugbouer tussen die verskillende geloofsgemeenskappe. Met die Liedboek het ons tot die erkenning gekom dat ons veel van mekaar kan leer.

Die gemeente het ook 'n aantal eerstes op gemeentelike vlak beleef. 'n Rekenaar is aangeskaf, 'n hulpmiddel van groot waarde, veral by die opstelling van verslae en byhou van die gemeenteregister. In 1999 hou die gemeente sy eerste gemeentekamp - 'n geleentheid waar lidmate sosiaal verkeer, mekaar beter leer ken en nuwe vriendskapsbande gesmee word. In dieselfde jaar ontstaan die gedagte om die kerkterrein te omhein en 'n trustfonds word geskep. In 2003 kry hierdie droom gestalte en word die heining opgerig en die tuin opgeknap.

Voorwaar 'n tydperk van baie veranderinge en nuwe dinge. Bo alles staan egter die roeping van die kerk om die Blye Boodskap van Jesus Christus, die gekruisigde en opgestane Heer, as die enigste Verlosser te bely en in die wêreld te verkondig.

***Rudolph van der Westhuizen***
Skriba 1996 - 2003



*Kobus Ehlers en Hannes Coetzee. Inlas: Rudolph v.d. Westhuizen*

*"Maar vir julle wat eerbied het vir my Naam,*
*sal die son van redding skyn met genesing in sy strale.*
*Julle sal vry word en bokspring soos vetgemaakte kalwers."*
*(Maleagi 4:2)*

# Finansiële Kommissie

## 'n Kort blik op die afgelope 10 jaar: 1995 - 2004

Op finansiële gebied het dit die eerste agt jaar van die afgelope dekade, goed gegaan. Die lidmate het met die jare hulle bydraes aangepas volgens hulle vermoëns. Die basaar inkomste het ook jaarliks toegeneem, een rekordwins op die ander.

Ongelukkig het die kwaai ekonomiese druk die laaste twee jaar weer 'n afwaartse kurwe meegebring. Die wisselvallige weerstoestande het die landbou geknou. Aangesien die gemeenskap hoofsaaklik op die landbou steun, het ook die kerk die druk begin voel.

'n Hoogtepunt vir die gemeente is die pragtige omheining wat uiteindelik gerealiseer het ten spyte van die swak ekonomie. Ook die netjiese geplaveide paadjies is 'n groot verbetering. Vir dit alles is ons innig dankbaar tennoor ons Skepper en al die mense wat nog 'n oop hand vir hulle kerk het.

Die Finansiële Komitee wil vir elke lidmaat dankie sê vir u bydrae en steun die afgelope tien jaar - al was dit klein word dit waardeer, want dit maak 'n verskil. Met die genade van die Allerhoogste sal dit ook finansieel goed gaan met ons gemeente in die jare wat kom.

Groete

***Bert Dorfling***

*Hendrik v.d. Westhuizen*

*Was 17 jaar lid van die Finansiële Komitee.*

*14 jaar as voorsitter gedien tot met sy afsterwe 1 Jan. 2004*

*"Ken Hom in alles wat jy doen en Hy sal jou die regte pad laat loop." (Spr. 3:6)*



# Diakonale Dienskomitee

Die diensgroep bestaan uit 'n voorsitter, sekretaresse en addisionele lede. Al die verskillende diensgroepe maak ook deel uit van die DDK.

Een maal per kwartaal word vergadering gehou, waarop verslag gedoen word deur elke diensgroep, asook die NHSV.

Mondelinge verslae word voorgelê. Indien daar probleme is, word dit bespreek, raad gegee en moontlike oplossings gesoek, sodat die werking van die diensgroepe vlot kan verloop. 'n Skriftelike verslag word ook ingedien, wat saam met die notule bewaar moet word. Alle notuleboeke word nagegaan en geteken deur die voorsitter.

| | |
|---|---|
| DDK - Voorsitter: | Gerhard Risseeuw |
| DDK - Sekretaresse: | Elshia v.d. Walt |

**Voorsitters van Diensgroepe:**

| | |
|---|---|
| Bejaardes: | Engela Clarke |
| Siekes: | Anna Opperman |
| Materiële Nood: | Henk v.d. Westhuizen |
| Chemiese Afhanklikheid: | Ds. Johan Koekemoer |
| Huweliks-en Gesinsorg: | Marius Stassen |
| NHSV: | Wilna Koekemoer |



*Agter: Elshia v.d. Walt, Dorie Ueckermann, Wilna en Ds. Johan Koekemoer, Marius Stassen, Elsabé v. Heerden*
*Voor: Engela Clarke, Gerhard Risseeuw, Anna Opperman*

# Diensgroep Bejaardes: Funksionering van Groepe

Gedurende 1998 is tydens 'n baie gesellige aandbyeenkoms vir lidmate van die ouderdom 60 tot 64, die behoefte aan gesellige verkeer bevestig. Die jaar 1999 is deur die WO as internasionale jaar vir bejaardes aangekondig. Om tred te hou met hul riglyne besluit die diensgroep om voortaan die nuwe indeling te gebruik met die bestuurslede as sameroepers:

| | | |
|---|---|---|
| Jonk-oud | 60-69 jaar | Zeno v.d. Westhuizen |
| Mid-oud | 70-79 jaar | Dorie Ueckermann |
| Senior-oud | 80 jaar en ouer | Engela Clarke |



*Dorie Ueckermann, Zeno v.d. Westhuizen, Engela Clarke*

## SEKSIE SESTIG

Sedert die eerste byeenkoms van die groep 60 - 69 jaar op 16 April 1999, bly die kerngroep steeds betrokke. Dit dui op een ding: Ons voorsien in 'n behoefte! Die groep wou graag 'n "lekker-sê" - naam vir hulself hê. Verskeie voorstelle word oorweeg en op die naam Seksie Sestig besluit. Die mans sê hulle is sexy en die vrouens 60!

Die aktiwiteite van die groep word deur 'n komitee, wat jaarliks verkies word, gereël. Gedurende die afgelope vyf jaar is daar agt speletjiesaande en - middae gehou. Die aandbyeenkomste was baie aangenaam, maar weens die onveiligheid is besluit om voortaan daarmee weg te doen. Twee keer is 'n bring-en-braai by die kerksaal gehou, asook een keer by die pastorie om ds. Johan te verwelkom.

# Die rol van ons gemeente by Loskopvallei Rusoord



*Diensgroep betrokke by die Rusoord:*
*Zeno v.d. Westhuizen, Engela Clarke, Dorie & Lammie Ueckermann*

Die Rusoord bied tans huisvesting aan drie en twintig lidmate van die Hervormde Kerk, wat die persone in die selfsorgeenhede insluit. Hierdie lidmate maak 'n belangrike deel van Marble Hall Gemeente uit. Hulle was immers van die baanbrekers van hierdie gemeente en ons word dikwels vergas op staaltjies uit die ontstaansjare.

Tans is die oudste inwoners oom Hans Smit en Oom Chris Bothma, albei twee en negentig jaar oud. Hulle is vir baie jare aktiewe lidmate van die gemeente, maar omdat hulle deesdae moeilik beweeg, kan hulle nie meer die eredienste in die kerkgebou bywoon nie.

Die inwonende lidmate word op geestelike sowel as materiële gebied deur die Diensgroep vir Bejaardes, twee ouderlinge en 'n diaken versorg. Die diensgroep, sowel as die genoemde kerkraadslede, doen op 'n gereelde grondslag verslag oor hierdie lidmate, sodat die kerkraad en gemeente op hoogte kan bly van gebeurlikhede in die Rusoord. 'n Finansiële bydrae word deur die Gemeente gemaak aan inwoners wat nie oor genoegsame fondse beskik om die inwonerskoste te dek nie.

Die lidmate word geestelik versorg deur die plaaslike predikant, tans ds. Johan Koekemoer. Hy word bygestaan deur ouderlinge Engela Clarke en Lammie Ueckermann. Diaken Dorie Ueckermann samel die maandelikse offergawes in en speel 'n belangrike rol in die algemene lewens van die inwoners.

Geestelike, sowel as algemene leesstof, word gereeld aan die bejaardes voorsien. Dit word met groot afwagting ingewag en letterlik "verslind" wanneer dit in die hand kom. Sondae, na die erediens, word die lidmate deur ouderling Clarke besoek en nuus en afkondigings oorgedra. Dit word besonder baie waardeer deur die bejaardes.

Nagmaal word vier keer per jaar aan die lidmate bedien deur Ds. Koekemoer. Die Nagmaal word voorafgegaan deur groepshuisbesoek deur die betrokke ouderlinge. Ds. Koekemoer hou ook een maal per maand 'n erediens in die Rusoord wat deur inwoners van al die denominasies bygewoon word. Alle eredienste, ook dié deur predikante van ander susterskerke, word baie goed bygewoon en word beskou as 'n hoogtepunt in die aksies van die Oord.

Die Diensgroep, bygestaan deur die plaaslike NHSV, bied een maal per jaar 'n spog tee vir al die inwoners van Rusoord aan. Op materiële gebied werk die NHSV nou saam met die Diensgroepe Bejaardes en Materiële Nood om aandag aan bejaardes se behoeftes te skenk. Ook die diakens lewer 'n bydrae deur tydens eredienste sakkies op die windskerms van motors te plaas vir toilet- en ander persoonlike benodigdhede.

Dinsdagoggende is kuieroggende vir die bejaardes in die kerksaal en staan onder leiding van die voorsitter van die Diensgroep vir Siekes, Annatjie Opperman. Die bloeddruk van die bejaardes word ook dan geneem en genoteer, waarna tee en verversings bedien word en gesellig saam gekuier word.

Een keer per kwartaal word 'n spesiale byeenkoms vir alle bejaardes van 60 jaar en ouer gereël, wat goed bygewoon word.

Die kerk en gemeente, verteenwoordig deur die diensgroepe, speel 'n besonder belangrike rol in die lewens van die inwoners van Rusoord. Aangesien die bejaardes wat hier gehuisves word, vir die gemeente baie spesiaal is, word baie aandag aan hulle gegee.

Die gemeente se bede is dat ons Hemelse Vader elke inwoner en versorger sal seën met wysheid, insig en geduld en dat elkeen van hulle wat al ver op die lewenspad geloop het, deur Sy kosbare liefde omvou sal word.

Ouderlinge Engela Clarke en Lammie Ueckermann.
Diaken Dorie Ueckermann.

*..."die versiering van oumense*
*is hulle grysheid."*
*(Spreuke 20:29)*

# Diensgroep vir Siekes

Sedert die eerste vergadering op 27 Februarie 1985 gehou is, het 19 jaar verloop waartydens die diensgroeplede telkemale verwissel het, maar met die genade van Bo steeds sy werksaamhede kon voortsit. Die oorspronklike groep het uit nege lede bestaan. Tans is daar slegs ses lede.

Die taak van die diensgroep is om lidmate tydens siekte by te staan, aangesien dit onmoontlik vir die predikant is om al die siekes te besoek. Bystand word verleen deur middel van huis- en hospitaalbesoeke, telefoonoproepe en kaartjies en briefies ter bemoediging. Die kerkkantoor reël dat die predikant lidmate van die gemeente wat in hospitale is, besoek. Ook psigiatriese- en chemies afhanklike pasiënte word gereeld deur die predikant besoek.

Daar word op gereelde basis verslag gelewer aan die predikant en die kerkraad oor die vordering van terminaal- of ander ernstige siek pasiënte. By die kerkkantoor is kasette beskikbaar van preke vir siekes en bejaardes.

Rachel Kruger was vir 11 jaar lank voorsitter van hierdie diensgroep waartydens sy haar volle gewig ingegooi en 'n ligstraal was vir baie siekes. Ter wille van haar eggenoot se gesondheid was hulle egter verplig om te verhuis en moes die gemeente haar opregte toewyding ontbeer. Saam met haar het Tienie Gothan vir 9 jaar die leisels vasgehou en net so onbaatsugtig van haarself gegee. Vir hierdie twee dames het ons gemeente net die grootste respek en waardering. Tienie het nog tot aan die einde van Januarie 2004 help leiding gee aan die nuwe bestuur en haar ondervinding was van onskatbare waarde.

Die nuwe diensgroeplede is vol ywer en hulle volg fluks in hulle voorgangers se voetspore:
Voorsitter: Anna Opperman Sekretaris: Elsabé van Heerden

Ons bede is dat die diensgroep steeds van krag tot krag sal gaan, hulle werksaamhede blymoedig sal verrig en die seën van die Allerhoogste op alles sal rus.

***Anna Opperman***

*"God roep nie mense wat gekwalifiseerd is nie.*
*God roep mense wat gewillig is en dan kwalifiseer Hy hulle."*
*(Richard Parker)*

# NHSV: 1995 - 2004

Reeds vir 63 jaar is die NHSV, die diensorgaan van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, op georganiseerde wyse besig om diensbaar te wees deur:

* Vrouelidmate geestelik te verryk en onderlinge verbondenheid te bevorder
* Barmhartigheidsdiens op plaaslike en nasionale vlak te doen
* Die belange van die gemeentes en Nederduitsch Hervormde Kerk in die algemeen te bevorder.
* Fondse in te samel om bogenoemde doelstellings te bereik.

Die afgelope tien jaar was die NHSV steeds besig om aan hierdie doelstellings vlerke te gee oor 'n wye veld.
Die NHSV bied op verskeie terreine ondersteuning aan die kerkraad en gemeente deur spyseniering te doen vir allerlei funksies bv. basaaretes, ringsdiakensvergaderings, ringsouderlingevergaderings, ringsvergaderings, NHSV Streekskongres, Toneel en Revue, Artesaand, Kerssangaande, Kersete van die Rusoord, huweliksherdenkings en nog vele meer.

Projekte wat die afgelope tien jaar aangepak is, sluit onder andere in: Kaas-en wynfunksies, Ma-en dogterdag, Manne-ontbyt met prof. Peet Pienaar, Damestee met JD Cloete, Oggendtee by die Rusoord en Kersetes. Die fondse wat hiermee ingesamel word, word spesifiek aangewend vir verbetering van geriewe of aanvul van apparaat bv. tafeldoeke; gordyne vir die moederskamer, kleedkamers, saal, konsistorie en konferensielokaal; waaiers in die saal en breekgoed. Verder word die fondse aangevul deur maandeliks koeksisters, kleinkoekies en jafels te bak, asook met die elke-bietjie-help projek.

Die hoofsaak bly egter om die ingesamelde fondse aan te wend vir barmhartigheid, hetsy binne die gemeente of op nasionale vlak. Sake wat die NHSV na aan die hart lê is: Bejaardes (Monument Tehuise van die NHSV, veral Piet Potgieter in Potgietersrus en die plaaslike Rusoord), die Diakonale Pleegsorghuis in Middelburg en binne-gemeentelik waar die behoefte is, soos gekookte etes vir persone in nood, beurse vir studente in nood, ens.

Ongelukkig het die huidige veiligheidsituasie in die land, asook die ekonomiese knelgreep, wat vroue verplig om buitenshuis te werk, 'n baie nadelige invloed op die bywoning en betrokkenheid van gemeentesusters by die NHSV gehad die afgelope tien jaar. Daarom is daar met groot sukses begin met die wyksvrouestelsel in ons gemeente. Hulle verrig 'n reuse taak in die skakeling tussen gemeente en NHSV en kerkraad en gemeente.

Sonder die wyksvroue se ywerige en positiewe samewerking sou ons selde so baie gewillige hande vir voorbereidings van geregte of hulp uit die gemeente gehad het! Elke wyksvrou gedurende die afgelope tien jaar verdien 'n spesiale dankie van ons NHSV af!!

Die aksies van die NHSV behels egter nie net altyd kosmaak en werk nie. Daar word ook soms tydjies ingeruim om bederf te word. In dié tien jaar is daar tyd ingeruim vir sosiale verkeer, soos `n sjampanje ontbyt, maskerbal, slaai-ete en natuurlik `n hoogtepunt elke jaar, is die afsluitingsfunksie.

In hierdie tien jaar is daar afskeid geneem van Ds. en mev. Botha, wat in die gemeente en NHSV skitterende werk gelewer het. Ons dank aan hulle en ons beste wense vergesel hulle op die pad vorentoe. `n Nuwe pastoriepaar is ontvang, nl. Ds. en mev. Koekemoer.

Ons is opreg dankbaar vir elke susterslidmaat in ons gemeente wat outomaties ook deel uitmaak van die NHSV. Dit is `n heerlike gerusstelling dat feitlik elke suster bereidwillig is om haar deel, en soms baie meer, te doen wanneer ons haar hulp vra. Dit is `n voorreg om in so `n gemeente, met sulke goeie gesindhede, te dien.

Mag die NHSV steeds in die toekoms in `n goeie verhouding met die kerkraad en die verskillende diensgroepe staan. Mag God se seën ook in die toekoms op die werk in hierdie gemeente rus.

***Mev. Wilna Koekemoer***



*NHSV-Bestuur:*
*Agter: Elshia v.d. Walt, Marianna Risseeuw*
*Voor: Elsabé v. Heerden, Wilna Koekemoer, Helmien Schlesinger*

*"Dit is nie die dinge om my nie, maar die dinge in my:*
*dis nie wat ek besit nie, maar wat ek is,*
*wat my gelukkig of ongelukkig maak."*
*(Goethe)*

# Administratiewe Beampte



*Christelle Victor - Baas in die Kantoor*

Sonder `n effektiewe administratiewe kantoor, kan `n gemeente nie behoorlik funksioneer nie. Die afgelope tien jaar is hierdie kantoor agtereenvolgens beman deur vier dames, elkeen meer toegewyd as die ander. Ronél Marais het hierdie diens vir baie jare verrig, voordat sy vir `n kort periode bedank het, net om daarna weer die leisels vir nog `n jaar stewig vas te vat.

In 1999 het Lynette van Vuuren `n paar maande lank opgetree as sekretaresse sowel as koster, waarna sy bedank het en Marcelle Jacobsohn die pos op 1 Januarie 2000 aanvaar het. Toe sy die tuig neerlê, het Ronél weer vir een jaar die pos gevul. Vanaf 1 September 2002 beklee Christelle Victor die betrekking. Aan hierdie vier dames is die gemeente baie dank verskuldig. Hulle het die werk met onderskeiding verrig. Dit was en is steeds baie aangenaam om die kerkkantoor te besoek en altyd `n vriendelike gesig en hulpvaardige hand daar te vind. Lees nou wat Christelle - tans in bevel - self te sê het:

"Ek beskou dit as `n voorreg om in die kerkkantoor te werk saam met `n wonderlike predikantspaar en waar die gemeentelede mekaar, met soveel liefde en omgee, aanvul.

*"Dit is die seën van die Here wat rykdom bring;*
*jou geswoeg laat dit nie meer word nie."*
*(Spr. 10:22)*

Hierdie kantoor is lekker besig. Die werk sluit alle soorte administrasie in, onder andere tikwerk, pakkette vir vergaderings voorberei, Kital, bewys van lidmaatskap, navrae, reëlings, ens. Wat die finansies aanbetref word kwitansies uitgereik vir die Kerk, NHSV, Seksie Sestig ('n baie bedrywige klompie!) asook die Sendinggemeente - plaaslik Leeuwfontein - wat onder ds. Johan Koekemoer sorteer.

Ek wil graag dankie sê vir almal wat altyd so bereidwillig is om te help (of dit nou in die vorm van fisiese hulp, hande-arbeid of 'n donasie is.) Veral 'n groot dankie aan diegene wat hulp aanbied nog voordat hulle daarom gevra word. Dit is prysenswaardig dat daar nog mense is wat in hierdie gejaagde lewe en onder moeilike finansiële toestande, 'n tydjie inruim om diens te lewer aan hul medemens en sodoende ons Vader in die hemel daardeur verheerlik."

*Christelle Victor*

# Ons Koster

Marthie Bester het in Oktober 1984 diens aanvaar as koster van ons gemeente. Vir twintig jaar het sy onbaatsugtige diens gelewer, altyd beskikbaar en in beheer van alles in en om die kerkgebou.

`n Koster se werk vereis baie verantwoordelikheid. Sy moet altyd beskikbaar wees, want soms duik onbeplande sake op en moet sekere geboue oopgesluit word.

Marthie is altyd kalm en onverstoorbaar. Vra jy haar of sy nie moeg word om sewe dae per week aan diens te wees nie, sê sy: "Dit is lekker om vir die Here en die Gemeente te werk."

Ons gemeente is dankbaar om so `n betroubare persoon, so lank in ons diens te hê. Mag die Allerhoogste se seën ook in die toekoms op haar rus. Wanneer sy die dag die leisels neerlê, kan sy met vertroue sê: "Dit was welgedaan!"

Dankie Marthie! Vir baie gemeentelede is jy sinoniem met diens, nederigheid en betroubaarheid. Ook in die kleinste was jy getrou, en so sal ons jou onthou!

***Nellie Minnaar***



*Dirksie Bezuidenhoudt*
*Orrelis*



*Marthie Bester*
*Koster*

# Orrelis

Dirksie Bezuidenhoudt het op 2 Februarie 1986 diens aanvaar as orrelis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Marble Hall. Op daardie stadium was sy nog `n lidmaat van die Gereformeerde Kerk, en het dit dus baie opoffering geverg om haar plek vol te staan in beide gemeentes. Jare later het sy en haar hele gesin lidmate van die Hervormde Kerk geword.

Dirksie was die inspirasie om `n sanggroepie te begin om die gemeentesang te verbeter. Hierdie groepie het by verskeie geleenthede opgetree, asook Kerssangaande. In 1999 het die koor van die NG Kerk en die sanggroep van die Hervormde Kerk saamgesmelt om `n inter-kerklike koor te vorm. Daar is toe besluit dat die Kerssangdiens, waartydens die koor optree, voortaan alternatief deur die twee gemeentes aangebied sal word. Hierdie dienste was tot dusver elke jaar `n hoogtepunt op die kerkkalender met `n baie hoë bywoningsyfer. Hierdie jaar - 2004 - is dit weer die Hervormde Kerk se beurt.

Ons hoop dat die ledetal van die koor sal uitbrei om sodoende God, die Almagtige Vader, te loof, prys en eer met die gawe wat Hy ons geskenk het.

Die nuwe Liedboek is in gebruik geneem onder leiding van ds. Johan Koekemoer en ouderling Basie Oosthuizen. Elke Sondag laat Basie die gemeente die nuwe liedere inoefen voor die erediens in aanvang neem. Ons hoop en vertrou dat die gemeente vorentoe met nuwe ywer en lus die Here sal loof en prys met musiek en sang.

Die gemeente is opreg dankbaar dat Dirksie 18 jaar lank, met groot entoesiasme en absolute getrouheid, ons met die orrel begelei het om lofsange tot God's eer te sing. Tydig en ontydig was sy altyd getrou op haar pos en is die orrel as instrument gebruik tot verheerliking van God.

***Dankie Dirksie!***

*"As die Here die huis nie bou nie, swoeg die wat daaraan bou tevergeefs.*
*As die Here die stad nie beskerm nie,*
*waak die wat dit beskerm tevergeefs."*
*(Psalm 127:1)*

# Die Jeug van die Ned. Herv. Gemeente Marble Hall

Die jongmense van ons gemeente se doel is om die kerk in sy geheel aangenaam, gemaklik en toeganklik te maak vanaf 'n jeugdige ouderdom.

Die Jeug word opgedeel in drie kategorieë, nl. Laerskool-, Hoërskool-en Belydende Jeug. Die Belydende Jeug begin na aflegging van Belydenis van Geloof tot en met die ouderdom 59 - waarna hulle dan vriendelik versoek word om in te skakel by Seksie Sestig!!!

Daar kan met trots gesê word dat daar al vele suksesvolle aanbiedings, praatjies en kampe was. Ons hoop op verdere groei.

Ons is dankbaar teenoor almal vir opofferings in die verlede en belangstelling in die doen en late van ons jongmense. Geen sukses kan verwag word sonder die leiding en ondersteuning van elke kind, ouer, ouderling en volwassenes nie. Die tyd en moeite wat organiseerders spandeer om funksies en byeenkomste te reël, is nie om te reken in geld nie. Hulle loon sal nie uitbly nie.

Sestig jaar gelede se jeug is vandag reeds oorlede of seniors in ons gemeenskap. Die ywer waarmee hulle ons gemeente in stand gehou en uitgebou het, is vir ons 'n riem onder die hart. Ons kan diep delf uit hulle suksesse en baie leer uit hulle opofferings en uithouvermoë. Mag ons Jeug van vandag die grondslag wat die pioniers so stewig gelê het, in stand hou en die kerk van Christus met moed en blymoedigheid die toekoms indra.

Jeugdige Groete
***Piet Engelbrecht.***

***Komitee vir Jeugbediening***



*Voor: Charmaine Smit, Lida Dorfling, Marianna Risseeuw, Liselle Engelbrecht.*
*Agter: Piet Engelbrecht, Nico Swart, Gerhard Risseeuw.*

# Kategese 1994 - 2004

Vir die afgelope 12 - 15 jaar het die kategese van Gemeente Marble Hall op redelike gladde ratte geloop. Danksy toegewyde personeel, wat dit hulle erns gemaak het om bemoeienis te maak met die kinders se geloofsonderrig, was daar nie 'n té groot wisseling van kategete nie.

Ouderling Henri Minnaar was vir baie jare kategesehoof, waarna ouderling Kobus Risseeuw die leisels oorgeneem het en steeds in die diens staan.

Oor die jare heen was ons bevoorreg om mense soos Henri en Nellie Minnaar, Johan Crause, oorlede Koos Engelbrecht, Johan en Gerda Engelbrecht, Zeno en Henk van der Westhuizen en Kobus Ehlers onder ons kategesekorps te kon tel - mense wat uiters waardevolle bydraes gelewer het om ons kinders die nodige geestelike waardes te leer en ook van hulle verantwoordelike belydende lidmate te maak.

Heelwat finalejaar katkisante het die afgelope jare suksesvol belydenis van geloof afgelê. Tans is dit die gebruik om twee maal per jaar 'n addisionele kamp vir finalejaars aan te bied, waartydens hulle baie intensiewe finale afronding ontvang voor belydenisaflegging.

Ouderling Nico Smit is al vir baie jare in beheer van volwasse kategese, wanneer die behoefte by volwassenes ontstaan om belydenis van hulle geloof af te lê.

Die huidige kategete behartig die volgende groepe:

| | |
|---|---|
| Voorskools: | Charmaine Smit |
| Graad 2: | Santa Pieterse |
| Graad 4: | Rudolph v.d. Westhuizen |
| Graad 6: | Daniël Victor |
| Graad 8 | Frik Bezuidenhoudt |
| Graad 10: | Gielie Pretorius |
| Graad 1: | Louise Risseeuw |
| Graad 3: | Dorie Ueckermann |
| Graad 5: | Lida Dorfling |
| Graad 7: | Bertie Dorfling |
| Graad 9: | Lammie Ueckermann |
| Graad 11: | Ds. Koekemoer en Kobus Risseeuw |

Kategesewerk bied groot uitdagings, maar ook besondere werksbevrediging in die sin van geestelike groei en 'n oop kommunikasiekanaal met die kinders. Daarom wil ons graag langs hierdie weg een en almal wat 'n bydrae gelewer het tot op datum, van harte bedank. Ons spreek die hoop uit dat met die Here se seën die kategese ook in die toekoms van krag tot krag sal gaan. Die jeug is immers die toekoms van 'n volk en dit is die kategeet se plig om die kind vir hierdie toekoms voor te berei om 'n dissipel vir Christus te word.

Kategese groete.

***Kobus Risseeuw.***

# *Kategese Groepe*



Kobus en Louise Risseeuw
Huidige Kategesehoof en -sekretaresse




Henri Minnaar - Vorige Kategesehoof



Ds. Koekemoer en Gr. 11



Gielie Pretorius en Gr. 10



Lammie Ueckerman en Gr. 9



Frik Bezuidenhoudt en Gr.8

# Kategese Groepe



Louise Risseeuw en Gr. 1



Santa Pieterse en Gr. 2



Dorie Ueckermann en Gr. 3



Lida Dorfling en Gr. 4



Daniël Victor en Gr. 5



Nico Smit en Gr. 6



Bert Dorfling en Gr. 7

# Sportbasaar 2001 - 2003

Die tradisie van basaar hou is ook gedurende hierdie tydperk voortgesit en uitgebou. Buiten die normale fondsinsamelingsprojekte van hengel, jagpakkette, gemeente-etes, kos- en handverkope, is daar klem gelê op sang, musiek en sportdeelname.

Vanuit 'n breë spektrum is daar aan ons funksies deelgeneem: die Triple A's en boere-orkes van Laerskool Goudkop, Laerskole Nylstroom, Tuinplaas, Marble Hall en Dennesig. Hoërskole Ermelo, Waterkloof en Affies. Loskop Kommando, The Highland Piper, Marble Hall Gimnastiekklub, Elda Meyer Ballet- en Dansskool, JKA Karateklub en ander genooide deelnemers. Selfs die "Ou Bulle" en jong dames het aan hulle liefde vir rugby kom uiting gee.

Met die emeritaatsaanvaarding van ds. Hennie Botha in 2001, was die gemeente vir die voorbereiding en duur van die betrokke basaar "herderloos." Die grondslag en beginsels wat deur ons voorgangers gelê is, is geaktiveer en het gemeentelede 'n integriteit, bereidwilligheid en samehorigheidsgevoel geopenbaar waaroor boekdele geskryf kan word. Die dinamika wat ons vervolgens in ds. Johan en mev. Wilna Koekemoer ontvang het, het hulle 'n nuwe dimensie aan fondsinsameling in die gemeente laat vestig, deur middel van toneel en revue.

Die voorspoed en seën wat die gemeente ervaar en ontvang het, spreek van Genade wat mildelik en onverdiend deur 'n Hemelse Vader oor ons uitgestort word.

***Kobus Ehlers.***



*Triple A's laat die voete jeuk!*

# Basaar

Net so gereeld soos seisoene mekaar afwissel, blare val en nuwe botsels uitspruit, so kom en gaan ons gemeente se jaarlikse basaar.

Gelowiges kweek soms die gewoonte aan om die versorging en instandhouding van Christus se kerk aan die Hoof daarvan op te dra in ons gebede. Dit skeld ons egter nie vry van ons verantwoordelikheid om as gemeente ook self te woeker en te werk nie. Die afgelope jaar het ons troue Versorger weer mildelik voorsien in genadegawes. Ten spyte van `n moeilike jaar in die Loskopvallei, kan ons met dankbaarheid terugkyk na al die projekte wat suksesvol afgehandel is.

Die een basaar is skaars verby, of daar word dadelik weer plänne beraam vir die volgende een. Diegene wat vir die eerste keer betrokke raak by die reëlings, word gou tot nugterheid geskok by die besef van die reuse verantwoordelikheid wat op die komitee se skouers rus.

Aan die begin is dit moeilik om gemeentelede se geesdrif te wek. As die wiele egter eers behoorlik aan die rol is, is dit `n vreugde om te sien met watter entoesiasme en ywer almal beplan en werskaf - selfs al is daar soms `n onverwagte koue of winterreën. Tog sal dit die basaarkomitee se harte verwarm as nog meer gemeentelede bereid sal wees om betrokke te raak en insette te lewer.

Dit is `n voorreg om te kan sê: `In voorspoed en teëspoed, in weerwil van bloedige hitte bedags langs die stalletjies, of ysige koue saans op die pawiljoen, klop die Hervormers van Marble Hall se harte nog warm.'

Al die eer aan ons Hemelse Vader vir mildelike gawes uit sy Hand. Daarom is dit `n voorreg om weer van ons kant mildelik terug te gee, deur die talente te gebruik wat Hy ons geskenk het.

Dankie aan die afgelope tien jaar se voorsitters vir hulle harde werk, onvermoeide ywer, opoffering en goeie nalatenskap. Hierdie voorsitters is nog almal lidmate in ons gemeente nl. Wim Engelbrecht, Drikkie Oosthuizen, Kobus Ras, Johan Engelbrecht, Basie Pelser en Kobus Ehlers.

Mag die Here se seën ook die volgende tien jaar op ons gemeente en elke basaar rus.

***Ben Botha***

Voorsitter 2004

# *Die Hervormers kán Basaar hou!!*



*Hansie & Grietjie het kom kuier.*



*Pasop vir die Seerower!*



*Watter een sal ek kies?*



*Vleis bewerk is nie grappies nie.*



*Vleispotte van Marble Hall*

*"Niemand weet soveel wanneer hy tagtig is, as wat hy gedink het hy weet toe hy agtien was nie."*
*(Anoniem)*

# Basaarplesier



*Basaarvoorsitters die afgelope 10 jaar:*
*Johan Engelbrecht, Basie Pelser, Kobus Ehlers en Ben Botha*



*Spoke helder oordag?!*



*Die land Kanaän!*



*Wielebasaar*

# Ons Oudste Lewende Lidmate



*Oom Hans Smit - 92 jaar*



*Oom Chris Bothma - 92 jaar*



*Tannie Ellen Botha - 90 jaar*



*Tannie Willie Prinsloo - 90 jaar*



*Tannie Mettie van Heerden - 89 jaar*

# Ons Bejaardes

*Of ons dit nou wil weet of nie?*
*Ons moet dit maar erken, dat die hedendaagse lewe van ons mense,*
*ons ou mense soms wen.*
*Vroeër was ons ook flinker en ratser as nou,*
*en word dit vir ons al moeiliker om by te hou.*
*Ons voel dis te veel wat die lewe van ons vra!!*
*En stadig op 'n sukkel stappie, kom ons maar agterna!*
*Soms dut ons in - by geselskap of Televisie.*
*Daarvoor vra ons as 'n ou-mens asseblief permissie!!*
*Verdra! Tog maar ook as ons iets dalk doen of sê!*
*Anders as wat julle jonger geslag dit wou hê.*
*Dinge uit die ver-verlede kan ons nog goed onthou,*
*maar ons voel verleë omdat ons so gou vergeet van nou.*
*Vroeër kon ons ook die wêreld versit, werskaf en woel.*
*Daarom dat dit nou op ons ou-dag vir ons voel,*
*ons is nutteloos, dikwels in die pad en oorbodig.*
*En die moderne jong-mens het ons outydse wysheid nie nodig.*
*En wyl ons langs die lewenspad aan strompel,*
*raak ons dalk in selfbejammering gedompel.*
*Oor ons tekortkominge voel ons regtig spyt.*
*Na sewentig jare of tagtig, lewe ons mos maar*
*op Geleende, Genadetyd.*
*Ons is bewus van opregte dankbaarheid wat ons julle skuld*
*en vra net bietjie liefde, baie verdraagsaamheid en groot geduld.*
*Onthou!! Waar julle vandag is, was ons ook.*
*Waar ons vandag is, sal julle nog kom!*

# Artesaand

Om 'n jaar af te sluit, nadat daar met soveel ywer en toewyding gedurende die jaar gewerk is, laat altyd 'n tevrede, dankbare gevoel. Die afsluitingsfunksies van die jare 2002 en 2003 in Novembermaand, is aangebied in die vorm van 'n "Artesaand"

Aangesien dit gebruik is dat die ouderlinge van die gemeente in die tweede helfte van die jaar 'n gemeente-ete aanbied, het hulle ingestaan vir die etes by hierdie afsluitingsfunksies. Die bedoeling van so 'n "Artesaand" is ook soos die gereelde gemeente-etes, 'n geleentheid om saam te kuier en mekaar beter te leer ken. En watter beter manier is daar as om van humor gebruik te maak om hierdie doelwit suksesvol te bereik!

Vooraf is die gemeente gevra om doop - en belydende lidmate te nomineer vir 'n "Artestoekenning" onder 'n spesifieke kategorie. Gekyk deur die bril en oë van elke huisgesin, was dit met die sluitingsdatum vir nominasies moontlik gewees om die "Artes-wenners" aan te wys. Uit vier genomineerde persone kon die gemeente telkens met tonekrul elke aankondiging geniet en onder groot applous onder andere die Kwaaiste Ouderling, Oupa vol Bederf, Laaste Laatkommer by die Erediens, Lidmaat eerste by die Teepot, Beste Uiltjieknipper tydens die Erediens, die Grootste Platjie, en nog meer, gelukwens.

Hoewel dit altyd met 'n tong-in-die-kies gedoen is, het ons ook die geleentheid gebruik om op 'n ernstige noot as gemeente saam terug te dink aan die lief en leed van die jaar wat verby is. Babas wat gedoop is, jongmense wat belydenis van geloof afgelê het, paartjies wat in die eg verbind is, maar ook lidmate wie se geliefdes in die jaar oorlede is.

Vir goeie balans is daar gesorg vir afwisseling met sangtalent uit die gemeente, wat so 'n kuieraand verder ingekleur het.

Maar... die enigste ware "Artestoekenning" op so 'n aand, was vir die gemeente wat met ywer en toewyding gedurende die jaar gedien en gewerk het.

***Ds. Johan en Wilna Koekemoer***

*"Toe sê Jesus...: "Ek is die opstanding en die lewe.*
*Wie in My glo, sal lewe, al sterwe hy ook;*
*en elkeen wat lewe en in My glo,*
*sal in ewigheid nooit sterwe nie."*
*(Joh. 11:25&26)*

# Toneel en Revue

Die dag toe ons gemeente ons huidige pastoriepaar ontvang het, het niemand vermoed met watter opwindende nuwe idees die twee talentvolles hier sou kom woeker nie.

Sommer gou-gou is begin met toneel- en revue-oefeninge en is selfs die skugterste gemeentelid geïnspireer om deel te neem. So is sluimerende talent ontdek in ons stowwerige ou dorpie. En watter klinkende sukses was hierdie opvoerings, waarvan ons al twee agter die rug het, nie! Na die tweede opvoering is selfs in die plaaslike Vallei Nuus-koerantjie berig dat die spelers so goed is dat hulle selfs in die Staatsteater sal kan optree! 'n Pragtige kompliment vir al die geesdriftige akteurs!

Die eerste toneelstuk "Johanna, O Johannes!" het in kort daäroor gegaan dat die arme Johannes, wat op aandrang van sy ouma haar name moes dra, in 'n dameskoshuis land toe hy universiteit toe moes gaan. Dit het natuurlik heelwat konsternasie veroorsaak en die uiteinde van die storie is dat Johanna, nadat hy al die fraai dames gesien het, besluit het dat dit beslis baie lekkerder in 'n dameskoshuis is en dat hy net daar sal bly!

Die akteurs was ds. Johan en Wilna Koekemoer, Jacobus en Tanya Badenhorst, Elshia van der Walt, Janet Wiese, Kobus Ehlers en Dirksie Bezuidenhoudt.

Met die tweede toneelopvoering het ons dus al oor gesoute akteurs beskik. Dieselfde klompie het opgetree en die rolverdeling is verder gevul deur Nico Swart, Hannelie Ehlers, Lammie Ueckermann en Frik Bezuidenhoudt. In "Kyk hoe hol hulle!" bevind 'n klomp "predikante" hulle in die sitkamer van 'n pastorie. Natuurlik is daar ook 'n "skurk" in die verhaal in die persoon van 'n ontsnapte misdadiger, wat die predikant oor die kop slaan en sy vrou met 'n rewolwer aanhou. Toe die polisie opdaag, ontstaan daar 'n gehollery soos min deur die pastorie om uit die moeilikheid te bly. Totdat die gordyn gesak het, het die gehoor dus kostelike situasies aanskou en geniet.

Wat die revue betref, was daar 'n ope uitnodiging aan enigeen wat wou deelneem. Geen stemtoetse is gedoen nie. Die gevolg was dat van laerskoolkinders tot pensioenarisse deelgeneem het. Net jammer die mans was so skaars! Dit was een groot fees wat almal ten volle geniet het.

Met hierdie nuutjie in ons gemeente het die pastoriepaar 'n samehorigheidsgevoel gekweek onder gemeentelede en is nuwe vriendskappe gesmee. Met die smaaklike ete wat saam met die opvoerings aangebied is, is nog meer mense betrek en is op 'n baie aangename manier fondse ingesamel.

Baie geluk en doet so voort!

***Frik Bezuidenhoudt.***



Revue



Nico Smit
Een van die Eerste Dopelinge
in die gemeente

# Nat en Sap

*Toe Noag strand teen Ararat,*
*Die Ark begin in puin raak,*
*Toe sê hy: "Aarde maar dis nat!*
*Nou kan 'n mens weer tuin maak!"*

*"Het ek nie met die ark geswoeg*
*Was ons ook in die pekel.*
*Aan water het ons nou genoeg...*
*'n Lewenslange hekel."*

*"Kom, Sem en Gammie, maak nou gou*
*vir Pa mooi reguit slootjies;*
*En Jaaf, my kind, kom plant jy nou*
*vir Pa die wingerdlootjies."*

*Die kromhout groei en Noag skink*
*sy sap 'n bietjie later:*
*Daarin is sedert meer verdrink*
*as in die Vloed se water!*

***AG Visser.***

*"Oefening is goed vir jou. Om te lag ook...*
*En jy hoef nie jou dokter te raadpleeg voor jy begin nie!"*
*(Anoniem)*

# Ontvangs van Ds. en Mev. Koekemoer en Gesin



*Ds. Johan aan die woord.*



NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

GEMEENTE MARBLE HALL



2 SEPTEMBER 2001

ONTVANGS
DS JOHAN JACOBUS CHRISTOFFEL KOEKEMOER

*Program by die Ontvangs*



*'n Pragtige Predikantspaar*



*'n Hartlike Verwelkoming*

# Die Hervormers verwelkom die Koekemoers met 'n heerlike Ete



Ds. Koekemoer saam met sy ouers



Gesellige samesyn



Die Gemeente kuier 'n hond uit 'n bos

# Omheining om die Kerkterrein

Gedagtig aan die toenemende misdaadsituasie in ons land, is daar gedurende die bedieningstydperk van ds. Hennie Botha 'n trustfonds gestig met die doel om 'n stewige veiligheidsomheining rondom die kerkterrein op te rig.

Die fonds het stadig maar seker gegroei totdat dit in 2003 voldoende was om tot die daad oor te gaan. Hoewel die uitgangspunt was om veiligheid te verseker, is daar ook spesiale aandag gegee om iets te skep wat die kerkgebou sal komplementeer tot eer van God; veral ook omdat die erf op die hoof toegangsroete na ander dorpe lê.

Met harde werk, lidmate se betrokkenheid en entoesiasme, is 'n tuin uitgelê wat die omheining waardig sal wees en 'n rustige atmosfeer skep. Vandag is hierdie omheining en tuin 'n plesier vir die oog en ons gemeente se trots. Ons voorgangers - stigters en grondleggers van hierdie gemeente - sou trots en dankbaar wees dat dit wat hulle begin het, so mooi aangevul en bestuur word.

Al die eer aan God, wat ons gemeente so seën dat ons telkens nuwe projekte kan aanpak en voltooi. Dankie ook aan elke lidmaat wat altyd gewillig is om hand by te sit.

Geniet die mooi terrein en bou daarop voort om ook só die evangelieboodskap uit te dra. Elke mens wat hier verbyry sal kennis neem dat dit 'n aanbiddingsplek is en opgetooi is tot verheerliking van Christus.

***Wim Engelbrecht.***



# Die Tuin op die Kerkterrein

Dit was vir baie jare `n droom van die gemeente om `n stewige omheining om die kerkterrein op te rig ter wille van veiligheid. Daarna sou daar dan aandag gegee word om `n mooi tuin uit te lê wat die Kerk van Christus tot eer sou strek.

Hierdie droom het in 2003 gestalte begin aanneem met die oprigting van die omheining. Daarna is `n behoorlike besproeiingstelsel aangelê en plaveiselpaadjies is aangebring om alles mooi af te rond en gemeentelede modderloos en silwerskoon in die kerk te besorg!

Die lidmate het ook met hierdie projek bewys gelewer dat hulle kan saamstaan as dit van hulle verwag word. Hulp is in verskeie vorms verleen: donasies, gras, blomplantjies, struike, arbeid, grond, spoelklip en vele meer.

Gedeeltes van die tuin is opgevul en gelykgemaak. Bome is gesnoei, ander wat in die pad was, is uitgehaal, gras is aangeplant en die bossies het sommer vanself opgeskiet! Met groot skenkings en aankope is begin om die blombeddings uit te lê en te verfraai. Verskeie gemeentelede is hierby betrek.

Soos almal weet het `n tuin instandhouding nodig. Ook hier is gemeentelede meer as gewillig om hulle deel te doen deur gereeld arbeid te stuur. Die seën van die Here het ook nie uitgebly nie. Toe alles net mooi klaar op hul plekkies geplant was, het die sluise van die hemel oopgegaan en milde reëns het die tenger plantjies benat en God het laat groei!

*Rome is nie in een dag gebou nie en die tuin is nog nie heeltemal soos ons dit wil hê nie. Maar alles vertoon al mooi en dit is 'n vreugde om dit te aanskou. Dankie aan almal wat so hard beplan en gewerk het. Maar ons grootste dank gaan aan ons Skepper wat ons ver bo ons verdienste seën.*

***Elshia van der Walt***



*"...Jy sal wees soos 'n tuin met volop water, soos 'n fontein waarvan die water nie opdroog nie."*
*(Jesaja 58:11)*

# Ons Pastorie Brand af

Soos 11 September 2001 vir altyd ingegrif is in die geheue van elke Amerikaner, so is 31 Maart 2004 verewig in die gemoedere van die Hervormers van Marble Hall. Dit is die dag wat ons pragtige pastorie deur die weerlig getref is, en grotendeels afgebrand het.

Die woonarea is die ergste getref en veral die sitkamer en kombuis is in puin gelê. Die slaapgedeelte het nie gebrand nie, maar was pikswart as gevolg van die rook en roet. Ons arme pastoriegesin was behoorlik sonder voedsel en klere, want hulle was met vakansie tydens die ramp en het dus net die vakansieklere gehad wat skoon en bruikbaar was. Dit was egter 'n bestiering dat hulle nie tuis was nie, want dan kon daar ook lewensverlies of beserings gewees het. Daarvoor dank ons ons Hemelse Vader.

In hierdie tyd het gemeentelede gewys wat in hulle steek en hulp is uit alle oorde verleen. Opruiming is reeds gedoen en daar is begin met die herstel van die pastorie. Die Koekemoergesin gaan intussen tuis in 'n perseelhuis. Ons hoop dat die restourasie spoedig afgehandel sal word, sodat die gesin weer in hulle eie huis kan nesskop.



*"As ons dan almal in dieselfde bootjie is,*
*hoekom doen net sommige van ons die roeiwerk?"*
*(Anoniem)*







# *Skade!*





*"Want die Here straf die mens wat Hy liefhet
net soos 'n vader doen met sy seun."
(Spr. 3:12)*

# Gedenkdiens:

## Gemeente se 60 ste verjaardagviering



*Di. Botha & Koekemoer*



*Die twee predikantspare*



WOORD- EN LIEDDIENS

GEMEENTE MARBLE HALL

26 MEI 1944 TOT 26 MEI 2004



*Program by 60 ste Feesviering*

*"Werk in U gemeente, Here*
*— Vader, Seun en Heil'ge Gees —*
*reining ons deur U genade,*
*laat ons offers heilig wees..."*
*(Ges. 475:2)*

# Seksie Sestig en Groep Goue Jare



*Komitee 2004 - Seksie Sestig*
*Agter: Annatjie Jacobsohn, Joan Botes*
*Voor: Zeno v.d. Westhuizen, Joh Gouws, Annatjie Badenhorst*



*Uitstappie Riverside*
*Vlot het amper gesink!*



*Kruger Wildtuintoer 10-14 Junie 2002*
*Op die brug oor die Olifantsrivier*




*Dieretuin: Februarie 2003*



*Groep Goue Jare kuier onder die bome*

*"'n Kuiertjie verskaf altyd plesier. Indien nie die aankoms nie,*
*dan wel die vertrek."*
*(Anoniem)*